SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 10 OKTOBER 2004

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar sowel as per Echolink vanaf ZS6FCS.

STIL SLEUTEL

Die is met spyt dat ons die heengaan, in Kaapstad, van Peter Duffy, ZS1PRD, moet aankondig. Peter het gedurende die afgelope paar maande hartbehandeling ondergaan en het op Sondag 3 Oktober beswyk. Hy was 'n relatiewe nuweling tot amateurradio, maar was welbekend in die westelike Kaap vir sy uitstekende werk as 'n instrukteur vir radiobeheerde vliegtuie. Met 'n redelik eenvoudige stasie het hy gelukkige ure deurgebring deur DX te werk op 10 meter, en was 'n begaafde instrukteur van Morsekode, wat hy self as radio-operateur gedurende die Tweede Wêreldoorlog gebruik het. Aan sy vrou Barbara, sy kinders, familie en vriende gaan ons innige meegevoel.

(POUSE)

In die nuus vandag:

PRESIDENT SE NET VOLGENDE VANAAND

AMATEURRADIO IN RADIO 702 OGGENDPROGRAM INGESLUIT

HAMNET VERGADERING

RAE-DATUM AANGEKONDIG

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems. Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Nuusbydraers, Sarlnuus waardeer u bydraes, u is ons grootste en belangrikste bron van nuus oor die aktiwiteite en ontwikkeling van amateurradio in die RSA. Alle bydraers, let asb. daarop dat die enigste manierom te verseker datu bydraes nie verlore sal gaan nie, maar al vier die bulletinsamestellers bereik, is om gebruik te maak van die fasiliteit wat op die webwerf van die SARL vir nuusinsette geskep is nl. www.sarl.org.za/newsinbox.asp. U stel u berig(te) vooraf in teksformaat op, gaan dit vir spel-, tik- en grammatikafoute na, verbind met die gegewe adres, vul u naam, roepsein e, e-posadres in, plak (paste) die berig(te) in die ruimte voorsien, klik op 'Stuur Pos' (Send Mail), en dit is gou verby, maklik!

Aangesien meeste nuusitems handel oor gebeurtenisse wat gedurende die onmiddelik voorafgaande naweek plaasgevind het, of wat gedurende die volgende naweek of later gaan plaasvind, is daar selde 'n behoefte vir laat of dringende berigte en kan berigte dus vroeg in die week ingestuur word. Vroegtydige instuur, en ook sowel in Afrikaans sowel as Engels, maak die taak van die bulletinsamestellers makliker. U samewerking sal waardeer word.

U luister na ZS6SRL en nou volg die nuus in besonderhede:

PRESIDENT SE NET SLUIT RUIMTEWEEK AF

Wêreldruimteweek sal vanaand met die President se net om 19:15 en Integnet om 20:00 afgesluit word waartydens 'n bespreking oor APRS (Automatic Packet Reporting Systems) met Bob Bruninga, WB4APR, die vader van APRS, gehou sal word.

Om meer uit vanaand se Integnet te kry, laai gerus Bob se aanbieding vanaf SA AMSAT se webblad af by www.amsatsa.org.za. Dit is nie noodsaaklik om die afskrif byderhand te hê om die aanbieding te geniet nie, dit is slegs 'n toevoeging.

Vanaf die begin van pakketradio in die laat sewentigerjare het Bob sagteware geskryf wat die buigbaarheid van pakketradio met die dinamika van intydse gebeurtenisse verbind het. Bob se jare van werk met 'n verskeidenheid van rekenaarborde het 'n hoogtepunt bereik toe hy die eerste weergawe van APRS-Dos in 1992 voltooi het.

Klubs wat nog nie 'n skakel bespreek het nie, het nog tot 12:00 vandag om dit te doen deur 'n e-pos te stuur aan armi@sarl.org.za. Verskaf asseblief besonderhede van die herhaler wat gebruik gaan word asook die telefoonnommer wat gekoppel moet word. Weens tegniese redes kan selfone en Telkom se voorafbetaalde dienste nie gekoppel word nie.

AMATEURRADIO IN RADIO 702 OGGENDPROGRAM INGESLUIT

Tydens die oggendprogram van Radio 702 volgende Saterdag 16 Oktober sal tussen 06:00 en 07:00 op amateurradio gefokus word. Radioamateurs in die Gautengarea sal die geleentheid hê om deur een van die lokale herhalers aan die aanbieding te kan deelneem.

Die program sal op internet gedra word en aan luisteraars in ander dele van die land 'n geleentheid bied om daarna te luister. Die URL is www.702.co.za. Gedurende daardie tyd van die oggend dek 702 kHz 'n groot deel van Suid-Afrika. Soos die son egter hoër styg neem ontvangs in die gebiede buite Gauteng egter vinnig af.

HAMNETVERGADERING

Daar is besluit om 'n algemene vergadering van alle HAMNET-lede op Saterdag 23 Oktober by die Nasionale Amateur Radio Sentrum te Radiokop te hou . Die vergadering sal stiptelik om 14:00 uur 'n aanvang neem en alle HAMNET-lede

of diegene wat belangstel om by HAMNET aan te sluit, word versoek om die vergdering by te woon.

Dit sal ook waardeer word indien items wat op die agenda moet verskyn, of aangeleenthede wat bespreek moet word, so gou as moontlik aan Francois, ZS6BUU, gestuur sal word. Francois se e-posadres is zs6buu@uskonet.com of dit kan gefaks word aan 011 679-5260 of skakel hom by dieselfde nommer.

SLUITINGSDATUM VIR RAE-INSKRYWINGS

Die volgende RAE vind op Donderdag 18 November 2004 plaas. Inskrywings vir hierdie eksamen sluit op 14 Oktober 2004. Geen laat inskrywings word aanvaar nie. Inskrywings wat na hierdie datum ontvang word sal outomaties oorstaan tot die volgende RAE in 2005. Inskrywings kan aanlyn gedoen word by www.sarl.org.za. 'n Inskrywingsvorm kan ook van die SARL se webwerf afgelaai word en na voltooiing teruggefaks word na die SARL by 011 675 2793.

U kan ook die SARL-kantoor skakel by 011-675 2393 en vra dat 'n inskrywingsvorm aan u gefaks of gepos word.

SLUITINGSDATUM VIR RADIOAMATEUR-VAN-DIE-JAAR-NOMINASIES UITGESTEL

Die sluitingsdatum vir nominasies vir Radioamateur-van-die-Jaar is uitgestel tot môre, Maandag 11 Oktober 2004. Hier is 'n laaste kans om 'n mede-amateur te vereer vir goeie diens gelewer.

Tans is 'n paar nominasies vir Radio-Amateur-van-die-Jaar-Toekenning ontvang, maar slegs een vir die junior kategorie. Is daar 'n jong persoon in jou klub wat bemoeid is met die bevordering van Amateurradio of wat ontwikkelingswerk doen? Hier is 'n gulde geleentheid om vir hom of haar met die Siemens se toekenning vir Radioamateur-van-die-Jaar te vereer. Die toekenning vir die Jong Radioamateur-van-die-Jaar is vir die afgelope twee jaar nie gedoen nie as gevolg van nominasies wat nie gekwalifiseer het nie. Die genomineerde moet jonger as 25 jaar oud wees en bygedra het tot die ontwikkeling van Amateurradio, hetsy tegnies of organisatories. Volledige besonderhede, insluitend 'n nominasievorm, verskyn op die SA Amateur Radioontwikkelingswebblad by www.amateurradio.org.za.

VOORTPLANTINGSVERSLAG

Kobus ZS6KOB sê dat voortplantingstoestande oor die afgelope week baie gevarieër het vanaf goed tot baie swak. Ons sal moet aanvaar dat hierdie toestande vir die volgende paar jaar sal voortduur en verder sal verswak. Gelukkig is toestande oor die algemeen redelik goed op beide 40 en 80 meter. Die 80 m band het dan ook Donderdag met die kompetisie baie goed gehou, met minder geraas as wat verwag is. Die sonvlekgetal was Donderdag 36,9 teenoor verlede week se 34,9. Heeltemal teen die verwagting het dit oor die afgelope week bykans konstant gebly. Die sg. 27 dae hoogtepunt het nog nie

gerealiseer nie, dit mag wees dat die siklus verleng word of dat daar nie een gaan wees nie- my persoonlike mening is dat dit wel 'n verlengde siklus is.

Die verwagting is dat 'n korona-opening tussen 8 en 9 Oktober sal verskyn met 'n moontlikheid van 'n swak een op 7 Oktober. Geomagnetiese toestande mag stil tot onstabiel tussen 8-9 Oktober wees. Daar is tans heelwat meer aktiewe areas op die son se oppervlakte as 'n week gelede. Voorspellings is nou uiters moeilik- hou die radios aan- die onverwagte is altyd daar. Die voorspelde gemiddelde sonvlekgetal vir Oktober is 30,5 teenoor die 32,8 van September.

DAGBOEK VAN GEBEURE

10 Oktober vanaand, President se net en Integnet om 19:15 en 20:00; 11 Oktober Nominasies vir Radioamateur-van-die-Jaar sluit; 16 Oktober CQ-Houkoers.Amateurs wat nog nie 'n opleidingstasie-lisensie bekom het nie kontak Louis, ZR6ABC met e-posadres llk@mweb.co.za of na-ure per telefoon by 012 345 3275; 16-17 Oktober : 47ste Jamboree on the Air, Jota en Joti. Deelnemende stasies moet by die SARL kantoor as opvoedkundige stasie registreer en kontak maak met Dave Gemmell, ZS6AAW, Posbus 77, Irene, 0062 of telefoon 012 667-2135 of per e-pos aan davegemmell@bmknet.co.za vir deelnemerskaarte. Raadpleeg www.scout.org/jota of www.scout.org/joti vir die jongste Jota en Joti inligting. 23 Oktober Hamnet algemene vergadering; 18 November Volgende RA-eksamen. Sluitingsdatum vir inskrywings 14 Oktober; Bydraes tot die fonds van die Suid-Afrikaanse Amateur Ontwikkelingstrust vir die SARL se IARU-lidmaatskap is steeds welkom; Stuur artikels vir Radio ZS aan radiozs@sarl.org.za. Stuur asb. A5-grootte selfgeadresseerde koeverte met posseëls genoeg vir 200 g (R4,35) aan die NARS ten einde aflewering van u QSL-kaarte moontlik te maak.

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur Gustav, ZS6BWN, en gelees deur ……. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX